478

# Op vaste fondamente

Op vas - te fon - da - men - te
het God sy kerk ge - bou.
A - pos - tels en pro - fe - te
het ons dít toe - ver - trou:

1 1b 2 3 4

X Lied :

1(b)

Die Ko - ning van die he - mel
her - skep deur Woord en Gees
ver - lo - re - nes op aar - de
dat hul sy volk kan wees.

1 1b 2 3 4
X Lied :

2

Hy roep uit alle volke
'n volk vir Hom tesaam -
één in geloof en werke,
één in sy heil'ge Naam!
Hy gee die brood en beker,
Hy gee die heil'ge doop
om hulle te verseker:
Ek het jul duur gekoop!

3

Bedreig gevaar van buite
met skerp venyn gemik;
vul twyfel ons van binne
met kleingeloof en skrik -
dis eie aan die wêreld,
ons sal verdrukking hê,
maar Christus het sy bystand
aan ons hier toegesê.

4

O Heer, skryf in ons harte
dat ons dit nooit vergeet,
al pynig ons die smarte
al martel ons die leed:
Die kruis van ons Verlosser
sluit vergesigte oop!
In 'n verwarde wêreld
bring dit weer vaste hoop!